# U, Here, is ons koning













1 1b 2 3 4

X Lied :

1(b)

Groot is u Naam en hei - lig,
ge - trou is U en goed.
U, He - re, is ons toe - vlug -
die God wat ons be - hoed.

2

U troon hoog as 'n vesting,
verhoor ons as ons vra:
"Heer, bied aan ons beskerming,
Ontfermer wat ons dra."
U, Heer, is sterk en magtig,
U wat ons digby hou,
by U is ons steeds veilig,
op U kan ons vertrou.

3

Gee nou aan ons volharding
dat ons met moed kan stry.
Heer, gee aan ons oorwinning,
u krag sal ons bevry.
U is ons rots, ons redder -
Een wat die vyand stuit.
U, Here, is ons Vader,
ons God in ewigheid.

4

Aan U ons jubelsange,
ons prys U met ontsag.
Na U is ons verlange,
ons bly u heil verwag.
Heer, U maak by ons woning,
u lof sal ewig duur.
U koms is ons verwagting,
dít wil ons juigend vier.